SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 21 SEPTEMBER 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

SA AMATEURONTWIKKELINGSTRUST FONDSINSAMELING VIR IARU LIDMAATSKAP

SA AMSAT GEE SY EERSTE "EZINE" UIT.

SARL BHF/UHF-WEDSTRYD

OKTOBER SE RADIOAMATEUREKSAMEN

KLUBNUUS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

SA AMATEURRADIO-ONTWIKKELINGSTRUST FONDSINSAMELING VIR IARU LIDMAATSKAP

Die SA Amateurradio-ontwikkelingstrust het 'n fondsinsamelingsveldtog geloods om fondse in te samel om die SARL se lidmaatskapsfooi van die IARU te betaal. Sowat R13 000 sal benodig word. Die Trust het die bal aan die rol gesit deur R5 000 beskikbaar te maak uit sy lopende rekening. Die bedrag wat dus bymekaar gemaak moet word is R8 000. Radioamateurs word aangemoedig om by te dra tot hierdie fonds. "Dit is in elke radioamateur se belang om te verseker dat Suid-Afrika sy internasionale verhoudings behou en 'n voorbeeld vir Afrika stel. As die grootste Amateurradiovereniging in Afrika en dié land met soveel Radioamateurs as die res van Afrika saam, kan ons nie uit die hoofstroom van georganiseerde amateurradio bly nie", aldus SARL president Graham Hartlett, ZS6GJH.

Terwyl die Trust die industrie as teiken het vir fondsinsameling, doen dit ook 'n beroep op alle radioamateurs om 'n bydrae te maak.
Stuur asb u bydraes aan SA Amateurradio Ontwikkelingstrust, Posbus 90438, Garsfontein, 0042 of dra die bedrag direk oor in die SA Amateurradio Ontwikkelingstrust se ABSA rekening nommer 560 142 722, Takkode 334 126.

Alle donateurs sal 'n sertifikaat ontvang wat hulle bydrae erken.
'n Lys van donateurs sal op die SARL webblad geplaas word.

Die trust sal graag die nodige fooi na die IARU voor die einde September oorplaas. In die geval waar meer geld as benodig, ingesamel word, sal die surplus in trust gehou word om by te dra tot die 2004 lidmaatskapsfooi.

Ondersteun Amateurradio nou. Dra asseblief vandag by. (ZS6AKV)

NASIONALE AMATEURRADIOSENTRUM - OOP OGGEND.

Die volgende oopdag by die Nasionale Amateurradiosentrum by Sentek in Radiokop, gaan 'n baie interessante oggend wees.

Tony Voorveld, ZS6CCD, en Dominique gaan ou radiostelle and talle interessanthede ten toon stel en vrae beantwoord aangaangde die ou radios, waar dit onstaan het ens. Baie van die ou stelle is nog in werkende toestand.

Soos gewoonlik, sal die kantoor ook oop wees om QSL-kaarte af te haal. Kom bring 'n oggend saam met ons en tussen vriende deur, en die ZS6OF gedenkradiokamer sal ook oop wees.

Die sentrum sal vanaf ongeveer 09:30 oopgestel wees en almal is welkom om 'n draai daar te maak.

Onthou, Saterdag 4 Oktober. (ZS6BUU)

SA AMSAT GEE SY EERSTE "EZINE" UIT.

SA AMSAT het sy eerste elektroniese nuusbrief, genaamd EZINE per e-pos aan al sy lede gestuur. Die nuusbrief is in die PDF-formaat gepubliseer en is gratis beskikbaar aan lede van SA AMSAT. Om 'n voorbeeld te bekom en ook 'n aansoekvorm vir lidmaatskap, stuur 'n e-pos aan saamsat@intekom.co.za. (ZS6AKV)

SARL BHF/UHF-KOMPETISIE

Die tweede been van die 2003 SARL BHF/UHF-kompetisie word vandag gehou. Die kompetisie het gister om 12:00 SAT begin en eindig
vandag om 12:00. Daar is aktiwiteit op die volgende bandgedeeltes: 6 meter; 4 meter, 2 meter, 70 cm en op 23 cm.

Indien u nie deelneem nie wend tog 'n poging aan om die deelnemers te help om die broodnodige punte te bekom.

OPROEP VIR AANBIEDINGE BY RADIO-ENTOESIATE SE OPEDAG

Na die sukses van die tuiskonstruksieopedag, wat gedurende Junie vanjaar gehou is by die Wesrandklub, sal 'n tweede opedag vir radioentoesiaste gehou word op 29 November by die Nasionale Amateurradiosentrum te Radiokop.

Alhoewel 'n klompie sprekers en uitstallings reeds gewerf is, bly daar 'n paar plekke oop vir enige amateurradiouitstallings. Omdat uitstalspasie beperk is, kontak so gou moontlik vir Sid Gabrial, ZS6GQ, by 011-867-2039 om u plek te bespreek.

HERINNERING OM ALLE EKSAMENSENTRA TE REGISTREER

Die volgende Radioamateureksamen word op DONDERDAG 16 OKTOBER van 19:00 tot 22:00 by sentra regdeur die land gehou.

Alle toesighouers word gevra om te her-registreer vir die Oktobereksamen. As u nog nie so gemaak het nie, maak asseblief seker dat ons u aansoekvorm betyds ontvang. Aansoeke mag aan-lyn gedoen word op die SARL-webblad. 'n Kopie van die aansoekvorm kan ook per faks van die SARL-kantoor verkry word by 011-675-2393.

Elke eksamensentrum word versoek om ten minste twee toesighouers te hê wat lede van die SARL is. Die Raad van die SARL bedank graag almal wat die RAE-kursusse aanbied en wat hulle tyd opoffer om die eksamens af te neem by elke sentrum.

KLUBNUUS

HERLEIDING VAN SARLNUUS OP DIE SUIDKUSHERHALER

Let daarop dat die SARLnuusbulletin ook op die Suidkusherhaler op 145,775 MHz herlei word. Die 40 meter sein is ook hard en duidelik hier. Die 145,650 MHZ herhaler word nie op die Suidkus van KZN gehoor nie.

WOLKBERG HOU HF-KOMPETISIE

Op Saterdag 27 September 2003 vanaf 07:00 - 19:00 SAT hou die Wolkberg Amateurradioklub 'n HF-kompetisie om klubaktiwitweite te bevorder. Die 10, 15, 20, 40, 80 en 160 m-bande word gebruik.
Die kompetisie is oop vir alle amateurs in Suidelike Afrika.
Kategorieë is Enkeloperateur asook Draagbare/Veldstasies.
Logstate moet die volgende bevat: Datum, Tyd (SAT), Roepsien van stasie gewerk, RS(T) met opeenvolgende reeksnommers versend en ontvang, Wolkberg Amateurradioklub lidmaatskapstatus, punte ge- eis. Puntetelling is as volg: GG 2punte, ESB & digitaal 1 punt, 2 punte vir 'n ZS1, ZS2, ZS4, ZS5-stasie, 3 punte vir ZS3, 1 punt vir ZS1 asook 3 punte vir buurlande. Ook 2 punte vir elke kontinent gewerk, en as jy 'n Wolkbweg klublid werk, 5 punte. 2 punte vir elke stasie in 3 bande gewerk en 3 punte vir elke stasie in al 5 bande gewerk. Kontak ZS6WI (Willem) vir meer besonderhede by 082 468 0468 of e-pos: willem.davel@polokwane.org.za.

Kom, gee punte weg vir die "Wolkbergers" - dit gaan groot pret wees!!!

PRETORIA MEGAVLOOIMARK

Die vierde Oktober is die datum om te noteer vir die Pretoria Amateurradioklub se lentevlooimark en kattebakverkoping. Dit word weer op die Suidkampusperseel van die Universiteit van Pretoria gehou soos gewoonlik. Alle klubs, amateurs en belangstellendes word genooi om dit weer 'n heuglike dag te maak met die beste winskopies en QSO's. Besigheid begin om 09:00.

Sien julle daar.

DATUMS OM TE ONTHOU

Vandag 21 September: Die tweede been van die SARL se BHF/UHF- kompetisie. Ope dag by die NARS op 4 Oktober. Pretoria Megavlooimark op 4 Oktober. Die afsnydatum vir ledegeldhernuwings is verskuif na 31 Oktober 2003. RAE 16 Oktober, registrasie van toesighouers

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX